## SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA NUUS VIR SONDAG 10 MEI 2020

Goeiemôre en welkom by die weeklikse nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radio liga, gelees deur ________________________________ (jou naam, roepsein en QTH)

Die Suid-Afrikaanse Radio liga saai elke Sondag nuus bulletins in Afrikaans sowel as Engels om 08:15 en 08:30 Sentraal Afrika Tyd onderskeidelik uit op HF sowel as op verskeie BHF- en UHF-herhalers. Hierdie uitsendings word ook via Echolink herlei deur Johan, ZS6JPL. Die oudio en teks Bulletins kan afgelaai word vanaf die Liga webwerf by www.sarl.org.za. Om by die bulletin e-poslys aan te sluit , stuur 'n e-pos na die SARL Sekretaris.

In die nuus vandag:

DIE VROEË OGGEND 80 M NAELLOOP OP 13 MEI

DIE UITSLAE VAN DIE ELEKTRONIESE STEM

en

DIE WENNER VAN DIE MEI 'MY PROJEK'

Bly ingeskakel vir meer inligting oor hierdie en ander interessante nuus items.

Die President en die Raad wens al die moeders 'n spesiale Moedersdag toe tydens die inperking!

### DIE VROEË OGGEND 80 M NAELLOOP OP 13 MEI

Die meeste van die "naellope" is gewoonlik gedurende die middae en soms wil voortplanting nie regtig saam met ons speel nie. Die idee is 'n vroeë oggend foon naelloop op 80 m om al die pensioenarisse te akkommodeer, wat normaalweg al slaap teen 21:00 en wat vroeg op is elke oggend. Die POP Naelloop sal vanaf 03:00 UTC tot 05:00 UTC (05:00 tot 07:00 SAT) op Woensdag 13 Mei 2020 op die lug wees met aktiwiteit op 3 603 tot 3 650 en 3 700 tot 3 800 kHz. Die uitruiling is 'n sein verslag, jou roepsein en jou ouderdom. Vir hierdie Naelloop sal 'n pensionaris beskou word as enige geldige gelisensieerde amateur wat permanent op pensioen is en 55 en ouer is. Blaai stadig na bladsy 66 van die Blouboek vir die reëls.

### RAADSPORTEFEULJES

Gewoonlik direk na die AJV, sal die raadslede vergader om die President, Vise-president, Sekretaris en Tesourier te kies. Dit was vanjaar nie moontlik nie, so by die Raadsvergadering wat op 21 April gehou is, is daar besluit dat Nico van Rensburg, ZS6QL; Chris Turner, ZS6GM, Dennis Green, ZS4BS en Cliff Smyth,

ZS6BOX onderskeidelik as President, Vise-president, Sekretaris en Tesourier sal aanbly tot en met die 2021 AJV.

## ASSISTENT RAE BESTUURDER AANGESTEL

Die SARL Raad het die aanstelling van Gerhard Gericke, ZS6CRS as die Assistent RAE Bestuurder, met onmiddellike effek goedgekeur.

Neem asseblief kennis dat die Radio Amateur Eksamen op Saterdag 27 Junie 2020 geskryf sal word en die registrasie vir die eksamen sluit op Sondag 31 Mei 2020. Dit is natuurlik afhanklik van die opheffing van inperkingsregulasies.

## DIE UITSLAE VAN DIE ELEKTRONIESE STEM

Die Elektroniese Stemming vir die vier finansiële mosies is teen 23:59 SAT op Woensdag 6 Mei 2020 voltooi. Driehonderd en tien (310) lede uit 1 622 lede het hulle stem uitgebring, 'n opkoms van 19, 1%!

Mosie 1 – die goedkeuring van die ongeouditeerde tussentydse rekeninge van inkomste en uitgawes en balansstaat soos op 31 Desember. Stemme vir: 293; stemme teen: 7; geen stem: 10

Mosie 2 – die goedkeuring van die voorgestelde begroting vir die daaropvolgende jaar 2020/21. Stemme vir: 296; stemme teen: 4; geen stem: 10

Mosie 3 – die goedkeuring van die voorgestelde subskripsies vir die volgende jaar 2020/21. Stemme vir: 300; stemme teen: 4; geen stem: 6

Mosie 4 – die goedkeuring van die voorgestelde ouditeur vir die daaropvolgende jaar 2020/21. Stemme vir: 304; stemme teen: 2; geen stem: 4

Na aanleiding van die goedkeuring van Mosie 3, sal die Lidmaatskapfakture vir 2020/21 nou gegenereer word en aan lede per e-pos gestuur word. Daar is 'n nul persent toename in die fooie. Die fooie is R498 vir Gewone en Buitelandse lede; R275 vir Senior lede; R185 vir Eggenoot en KGL lede; R110 vir Studente; R100 vir SAOG-lede en R200 vir Klubs.

## TIENDE YOTA UITGESTEL TOT 2021

Die 10de Jongmense op die Lug (YOTA) Somerkamp, wat aangebied sou word deur die Kroaties Amateurradiovereniging (HRS) tussen 8 en 15 Augustus is gekanselleer en uitgestel tot 2021. HRS bly die gasheer vir die 2021 YOTA Somerkamp. Die eerste IARU Streek 2 YOTA Somerkamp, wat tussen 21 en 26 Junie gehou sou word is ook uitgestel en sal nou plaasvind in 2021.

Jy luister na  nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radio liga

## DIE WENNER VAN DIE MEI 'MY PROJEK'

Daar is vier artikels in die Mei 2020 Radio ZS onder die "My Projek" banier. Die Raad is gevra om die wenner vir Mei te kies. Die SARL lidmaatskap gaan na "A Hobby Job" deur Tom Ambrose, ZS1TA. Baie geluk Tom!

Daar is steeds een SARL lidmaatskap beskikbaar vir die Junie 'My Projek." Kry jou projek in na radiozs@sarl.org.za teen Maandag 25 Mei 2020.

### NUWE LEDE

Die SARL verwelkom die volgende nuwe lede wat gedurende Maart 2020 aangesluit het. Michael Korck, ZS5KM; Marnus Meyer, ZS6MM en Gideon van der Merwe, ZS6GJV.

### ZS3 NAELLOOP OP 17 MEI

Die ZS3 Naelloop is op die lug volgende Sondag vanaf 14:00 tot 15:00 UTC met gelykgolf en foon aktiwiteit op 40 meter. Die uitruiling is 'n RS(T) verslag en jou provinsiale of landsafkorting. Dien jou logstaat in teen 25 Mei 2020 by zs3nc@qsl.net. Kry die reëls op bladsy 58 van die Blouboek.

### DIE VOORLOPIGE UITSLAE VAN DIE SARL 95 40 M KLUB NAELLOOP

Een en sestig logstate van elf Klubs is ontvang vir die tweede been van die 40 m Klub Naelloop, wat toon dat 1 056 QSOs (17 GG en 1 039 foon) gemaak is en die 494 ruitblokke gewerk is. Deelnemers word herinner om hul roepseine by die naam van die lêer te voeg en kyk altyd na die inligting - JF59 in plaas van JF95 en KC30 in plaas van KG30. Die uitslae is in HF Happenings 898 en ook in HF Happenings 899 volgende week.

Klub uitslae

1ste die Wesrand ARK, 1 260 punte van 27 logstate

2de die Boland ARK, 460 punte van 10 logstate

3de die Bo-Karoo ARK, 382 punte van 5 logstate

4de die Magalies ARK, 346 punte van 8 logstate

5de die Hibiskus ARK, 218 punte van 3 logstate

Individuele uitslae

1ste Theunis Potgieter, ZS2EC - 162 punte

2de Sid Tyler, ZS5AYC - 156 punte

3de Woody Collett, ZS3WL - 152 punte

### DUITSLAND VERBREED SY 50 MHZ TOEKENNING

In Bulletin 8/2020 wat op 6 Mei 2020 gepubliseer is, het die Duitse Reguleerder (Bundesnetzagentur) aangekondig dat die volgende veranderinge (gebaseer op WRC-19) vir radio amateurs in Duitsland geïmplementeer is, net betyds vir die komende sporadiese E-seisoen. Die frekwensie bestek is uitgebrei van 50 - 52 MHz, dit was voorheen 50 - 51 MHz. Die kraguitset is 750 W vir CEPT 1 en 25 W vir beginners. Voorheen was dit 25 W vir CEPT 1 en geen toekenning vir beginners nie. Kompetisie werking word nou toegelaat sonder beperkings.

**HF VOORTPLANTINGSVOORSPELLING**

Hannes Coetzee, ZS6BZP, berig dat die verwagte sonaktiwiteitsvlak laag gaan bly. Tans is daar geen sonvlekke sigbaar nie. Diegene wat hulle eie frekwensievoorspellings wil doen, kan 'n verwagte effektiewe sonvlektelling van een vir die week gebruik. Radio amateurs kan veral laatmiddag goeie DX openinge op die 15 tot 30 m bande verwag. Besoek gerus die webtuiste spaceweather.sansa.org.za vir meer inligting.

Nou die Dagboek van Gebeure vir die volgende paar weke:

9 en 10 Mei – die SARL BHF/UHF Digitale kompetisie

10 Mei – Moedersdag

13 Mei – die POP Naelloop

17 Mei – die ZS3 Naelloop

20 Mei – die 95$^{ste}$ verjaarsdag van die SARL en die SARL Woensdag 80 m klub naelloop

30 en 31 Mei - die CQ WPX GG kompetisie

Om die bulletin mee af te sluit, 'n opsomming van ons hoof berig:

Die meeste van die "naellope" is gewoonlik gedurende die middae en soms wil voortplanting nie regtig saam met ons speel nie. Die POP Naelloop sal vanaf 03:00 UTC tot 05:00 UTC (05:00 tot 07:00 SAT) op Woensdag 13 Mei 2020 op die lug wees met aktiwiteit op 80 m. Die uitruiling is 'n sein verslag, jou roepsein en jou ouderdom. Vind die reëls op bladsy 66 van die Blouboek.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin.

Die Suid-Afrikaanse Radio liga se nuusdiens nooi klubs en individue uit om nuus brokkies van belang vir radio amateurs en kortgolf luisteraars in te dien. Plaas nuus berigte indien moontlik, in beide Engels en Afrikaans op die Suid-Afrikaanse Radio liga webtuiste onder die 'news inbox' skakel nie later as die Donderdag wat die bulletin datum voorafgaan nie.

Luister elke Sondagoggend om 10:00 Sentraal Afrika Tyd na "Amateur Radio Today". Daar is herleiding op 7,082 kHz laer syband en verskeie herleidings op BHF en UHF frekwensies regoor Suid-Afrika. 'n Heruitsending aangebied deur Andy ZS6ADY vind op Maandae aande om 19:30 Sentraal Afrika Tyd op 3,620 kHz plaas. Ons ontvang graag jou sein rapporte, kommentaar en voorstelle, stuur 'n e-pos aan artoday@sarl.org.za.

Jy het geluister na 'n nuusuitsending van die Suid-Afrikaanse Radio liga, saamgestel deur Dennis Green, ZS4BS, geredigeer deur Johan de Bruyn, ZS6JHB en gelees deur ..........................................................

